# n Kindjie is gebore

357







*Refrein*







1 2 3

X Lied :

2

Hy kom vanuit die hemel -
vir ons word Hy 'n mens.
Hy kom na ons op aarde -
Hy ken ons diepste wens.
Die engele sing: "Vrede "
Die wyses bring Hom eer.
Met herders in aanbidding,
kniel ons ook voor Hom neer.

3

Die Kindjie is besonder -
Hy neem ons sonde weg.
Die Kindjie, die Verlosser -
Hy maak ons lewe reg.
Die engele sing: "Vrede "
Die wyses bring Hom eer.
Met herders in aanbidding,
kniel ons ook voor Hom neer.